SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 11 APRIL 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Ontvangsrapporte oor die eksperimentele herleiding op 10,130 MHz sal waardeer word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

NUWE SARL-RAAD EN PORTEFEULJES

SARL HAMNETKOMPETISIE VANDAG

KONSEPDOKUMENT OOR ZS LISENSIE KEURING

SLUITINGSDATUM VIR RAE-INSKRYWINGS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede:

NUWE SARL-RAAD EN PORTEFEULJES

Na afloop van die AJV van die SARL wat Saterdag 3 April in die NARS in Johannesburg gehou is, het die nuutverkose Raad gekonstitueer en sy eerste vergadering gehou.

Dit is met spyt dat die Raad moet aankondig dat Bill Norval, ZS5KD, nie meer beskikbaar is om verder op die Raad diens te doen nie. Die Raad maak van hierdie geleentheid gebruik om hom te bedank vir sy lang jare van diens, harde werk en toewyding aan die Liga, sy kundigheid sal gemis word. Ons wens hom ook alles van die beste toe vir die toekoms.

In die vakature wat aldus ontstaan het, is Chris Gryffenberg, ZS6COG, gekoopteer. Veels geluk Chris en baie dankie dat jy bereid is om op die Raad te dien.

Raadsporfolios is as volg toegeken: Graham Hartlett, ZS6GJH - President, Hamnet; Rassie Erasmus, ZS1YT - Vise-President, Klubskakeling; Andrew Roos, ZS1AN - Opvoeding, RAE; Barry Murrell, ZR2DX - Digitale Aangeleenthede; Derek Gravett, ZS5Y - BHF-aktiwiteite; Chris Gryffenberg,ZS6COG - Jeug en PDC-ontwikkeling,Promosie, Werwing; Dennis Green, ZS4BS - HF-bestuurder, Bulletins, Radio ZS; Derek Gravett, ZS5Y - BHF/UHF-aktiwiteite; Graham Hartlett, ZS6GJM, Lidmaatskap, Jeug; Henry Chamberlain, ZS1AAZ, Sekretaris; John Fielding, ZS5JF - IARU-skskeling; John Watson, ZS6ABJ - Kantoorbestuurder; Kobus Conradie, ZR6D - Nuwe Tegnologie, Tegniese Standaarde; Matt Greyvenstein, ZS1MJJ, SARL-lidmaatskap; Olivier van Staden, ZS1OLI, Geboue, Sonering en Omgewing; Richard Seddon, ZS2CLI, Webwerf. op hierdie stadium is die portfolio van Tesourier nog vakant.

Die Raad het ook die volgende SARL-lede vir spesifieke take aangestel: Hans Potgieter, ZS6ALJ - Steurings; Tjerk Lammers, ZS6P - Toekennings; Francois Botha, ZS6BUU - Hamnet. George Honiball, ZS6NE - Bulletins.

Baie dankie aan hierdie persone wat bereid is om die take wat aan hulle toevertrou is in diens van amateurradio te behartig. Sarlnuus wens sterkte toe aan al die ampsdraers vir hul besondere take en Sarlnuus sal maar te gretig wees om publisiteit te verleen aan alles wat suksesvol bereik word.

SARL HAMNETKOMPETISIE VANDAG

Die jaarlikse SARL HAMNET 40 meter Gesimuleerde Noodkompetisie sal vanmiddag tussen 14:00 en 16:00 SAT op die lug wees. Deelneemers kan in een van vier kategorieë deelneem, enkeloperateur stilstaande mobiel, enkeloperateur draagbaar, multi-operateur draagbaar of enkeloperateur basisstasie. Die reëls vir hierdie kompetisie is beskikbaar op die SARL se webwerf by www.sarl.org.za en is ook saam met die 'HF Happenings' nuusbrief no 91 uitgestuur. Deelnemers word versoek om slegs tussen 7,045 en 7,085 MHz te werk.

RODRIGUES EILAND IOTA: AF-017 OPERASIONEEL OP FIJI OSCAR 29 LEO SATELLIET

3B9C Rodriques Eiland AF-017 - Operateur David, G0MRF, QRV op FIJI OSCAR 29 Satelliet tot Sondag 11 April 2004.

3B9C bedryfsfrekwensies: Afwaartse koppeling op 435,860 MHz HSB: Opwaartse koppeling op 145,940 MHz LSB [ stem in vir Dopplerskuif]

Chris, ZR1L, van Kaapstad, ruitverwysing JF96hd, was op Woensdag 7 April deur 3B9C op GG gehoor, ZR1L se seinrapport was 589.

Op Vrydagoggend 9 April om 08:42 UTC het 'n ESB QSO tussen Dawid, 3B9C, en Chris, ZR1L, met 'n seinrapport van 57 aan Chris en 56-sein is via die satelliet in Kaapstad ontvang.

Dit word geglo dat dit die eerste satellietkontak van die 3B9C-ekspedisie was. Dawid sal graag meer satellietkontakte na Suid-Afrika maak vooradt hy die

eiland verlaat en sal met verbyvlugte van Fiji Oscar 29 oor die Indiese Oseaan daarvoor uitkyk.

Sien ook webtuiste: http://www.fsdxa.com/3b9c vir meer besonderhede oor die Dxpedisie en http://www.amsat.org.na vir meer besonderhede en frekwensies aangaande FO-29.

KONSEPDOKUMENT OOR ZS-LISENSIEKEURING

'n Konsepdokument oor ZS-lisensiekeuring wat tans deur die Raad bespreek word is op die SARL se webwerf gepubliseer. Dit is in PDF-formaat op die OKOSA-bladsy beskikbaar.

Alhoewel dit nog nie deur die Raad goedgekeur is nie, is die dokument in konsepvorm nou beskikbaar sodat lede wat die voorgestelde Radioregulasies, soos deur OKOSA vir publieke kommentaar vrygestel is, 'n beter idee kan kry van wat die "keuring" is waarna in Hoofstuk 3, B1 (3) verwys word.

Waneer die Raad die dokument goedkeur, sal dit formeel gepubliseer word vir komentaar deur lede.

Die dokument stel voor dat kandidate vir die ZS-lisensie 'n keuring in een van die volgende areas moet voltooi:

- Bedieningsprestasie;
- Elektroniese konstruksie;
- Sagteware ontwikkeling;
- Openbare diens en noodkommunikasie;
- Morsekodevaardigheid.

Sekere radioverwante beroepskwalifikasies sal ook erken word.

SLUITINGSDATUM VIR RAE-INSKRYWINGS

Inskrywings vir die Radioamateureksamen in Mei sluit Vrydag 16 April. Alle eksamenkandidate moet teen daardie tyd hul voltooide aansoekvorms ingehandig het en die eksamenfooi van R450-00 aan die SARL betaal het. Inskrywingsvorms is beskikbaar op die SARL-webblad by www.sarl.org.za.

Enige klubs wat vir die Mei-eksamen as eksamensentra wil registreer moet dit ook voor 16 April doen. Let asseblief daarop dat GEEN laatregistrasies aanvaar kan word nie.

ZS4SRK OP DIE LUG VANAF OPELUGSKOU

Die Sasolburg Radioklub gaan die naweek van die 28, 29 en 30 April 'n opvoedkundige stasie oprig by die opelugskou van Hoërskool Transvalia in Vanderbijlpark. Daar word beplan om op 40 m ESB; 20 m GG en 2 m simpleks en dupleks, sowel as pakketradio uit te saai. Amateurs word versoek om kontak te maak met die stasie sodat die jongmense die gevoel van die stokperdjie kan kry. Uitsaaitye sal hoofsaaklik van 14:00 tot 22:00 daagliks wees.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Sarlnuus kondig met genoeë aan dat Kobus Botha, ZS6KOB, goedgunstiglik ingewillig het om ons voortaan weekliks met 'n kort berig oor voortplantingstoestande te voorsien. Kobus is 'n kranige DX-er en hy beskik oor goeie inligtingsbronne waarop hy sy voorspellings baseer. Kobus saai ook bedags weerprente namens ZS6MRK vanaf sy QTH in Pretoria op 144,700 MHz uit. Hy is besig om sy ontvangstasie vir weerprente vanaf 'n nuwe weersatelliet op te gradeer en binnekort sal op-tyd, hoë kwaliteit weerprente vanaf sy stasie ontvang kan word.

Hier volg Kobus se eerste bydrae: Toestande was oor die afgelope week swak as gevolg van 'n baie lae sonvlekgetal. Die sonvlekgetal was Vrydag slegs 40,1 teenoor 62,8 van verlede week. Daar was wel goeie openinge, veral na die Ooste en selfs 'n paar op die langpad na die VSA. Die voorspelling vir die komende week lyk egter nog swakker. 'n Verdere daling in die sonvlekgetal word verwag met gepaardgaande stormagtige toestande op 10 en 11 April- hoofsaaklik as gevolg van 'n verwagte invloei van koronamassa na die aarde. Bande maak reeds saans in die omgewing van 18:00 toe- tipiese wintertoestande. Probeer die 20 m band in die omgewing van 17:00, veral na die Ooste.

AKTIWITEITE OM AAN DEEL TE NEEM

Sondag 11 April, dit is vandag, die SARL HAMNET 40-meter gesimuleerde noodkompetisie van 14:00 tot 16:00 SAT. 28 tot 30 April vir kontakte met die spesiale stasie ZS4SRK.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat deur Dennis, ZS4BS, saamgestel is. Dennis het ongelukkig weerligskade gely en ek haal hom aan: " George, Ek stuur die bulletin vanaf my vrou se werk. Gistermiddag net na 4 toe word my rekenaar, drukker, skandeerder, 2-meter stel en 2-meter antenna deur weerlig uitgehaal. Albei bure het ook skade gely.

Gelukkig het ek die Engelse bulletin gedruk om te vertaal en het alles oorgetik op een van die kinders se rekenaars (geen internet toegang nie).

Ek hoop om in die week weer op die lug te wees. Groete van 'n bedroefde amateur."

Dennis, ons is baie jammer om van hierdie skade te verneem maar dit is goed om te verneem dat dit jou nie onder gekry het nie. Baie dankie vir jou ekstra moeite.

Hierdie bulletin is gelees deur ........ vanuit ............... as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u ’n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX